SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA SARLNUUS SONDAG 19 JUNIE 2005
U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die SuidAfrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in SuidAfrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word. Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS. In die nuus vandag: JEUG VIR AMATEURRADIOGELEENTHEID N GROOT SUKSES DIE TOEKOMS VAN TEGNOLOGIE WORD OP INTEGNET BESPREEK VSA-SENAATSWEERGAWE VAN DIE AMATEURRADIOSPEKTRUMBESKERMINGSWET VAN 2005 VOORGESTEL SUIDER-AFRIKAANSE PSK-KOMPETISIE Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARLkantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675 2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede. SARLnuus maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Die enigste manier om te verseker dat u berigte Sarlnuus bereik is om dit in die korrekte plek op die webwerf van die SARL nl. www.sarl.org.za/newsinbox.asp te plaas nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Daar is geen waarborg dat u bydrae Sarlnuus sal bereik, of in 'n bulletin ingesluit sal word, indien dit op enige ander manier, of later as die Donderdag, ingestuur word nie. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels. U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede. JEUG VIR AMATEURRADIOGELEENTHEIDN GROOT SUKSES Jeugdag het n nuwe betekenis vir baie jongmense wat die Jeugvir-Amateurradio-geleentheid, gereël deur die SARL en verskeie klubs deur Suid-Afrika, bygewoon het. "Dit was vir baie teleurstellend dat President Thabo Mbeki nie sy debuut op Amateurradio, weens die geweldige druk op sy tyd na die gebeure in die Parlement vroeêr die week, kon maak nie. Mark Shuttleworth wasn treffer en het jonk en oud betower", het die SARL-President, Graham Hartlett, gesê. Mark het n uur op die SARL se Jeugdagnetwerk deurgebring en almal geïnspireer met sy antwoorde op die baie vrae aan hom gestel. "Vir baie het Amateurradion nuwe wêreld oopgemaak", het Graham gesê. Die aktiwiteite by Sci-Bona is deur leerders van baie skole, party so ver as die Vaaldriehoek, besoek. Twee skole, KwaSanti in Pinetown en Khanyolwethu in die Strand, wat deel vorm van die Department van Kommunikasie se Kopanangprojek, het aan die geleentheid deelgeneem. Amptenare van die Department van Kommunikasie wat die Sci-Bona Discovery Centre besoek het, was verbaas oor die geesdrif van die jeug vir Amateurradio. "Ek wil graag alle amateurs en klubs wat deelgeneem het en Jeug-vir-Amateurradio so n groot sukses gemaak het, bedank," het Graham gesê. "Ek nooi julle uit om vanaand deel te neem aan die Presidentsnet en van julle ondervindings te vertel." Die Presidentsnet is vanaand, Sondag 19 Junie om 19:00 op die

lug. DIE TOEKOMS VAN TEGNOLOGIE WORD OP INTEGNET BESPREEK Vanaand sal Ian Pearson, die hooftoekomskundige van die Britse Telecom, die gasspreker tydens die Integnet om 20:00 wees. Ian Pearson was onlangs die hoofspreker by Futurex 2005 en was ookn gas op Radio 702. Sy siening oor waar kommunikasie in die volgende 20 jaar gaan, vul n mens met ongeloof en is beslis die moeite werd om van kennis te neem. Klubs wat hulle herhalers by die network wil laat inskakel vir die Presidentsnet en Integnet moet voor 12:00 vandagn e-pos aan armi@sarl.org.za stuur. Besonderhede van die telefoonnommer wat gekoppel moet word en die frekwensie waarop uitgesaai gaan word moet ingesluit word. Met dank aan die Magalies Radioamateurklub sal beide die programme op die Internet beskikbaar wees, gaan na www.zs6mrk.org en volg die skakels. Hier volg 2 items verkort uit die ARRL se nuusbrief. VSA-SENAATSWEERGAWE VAN DIE AMATEURRADIOSPEKTRUMBESKERMINGSWET VAN 2005 VOORGESTEL Senator Crapo het onlangs die Amateurradio Spektrumbeskermingswet van 2005 in hul senaat ter tafel gelê. David Sumner, K1ZZ, die hoofuitvoerende beampte van die ARRL het die volgende daaroor gesê:"Sy borgskap van hierdie wet toon sy waardering vir die waarde en nut van amateurradio vir die Amerikaanse publiek veral tydens tye van nood". Soos vorige konsepte van die voorstel, sal die stappe van die Huis en Senaat vereis dat die FCC "ekwivalente vervangingspektrum" voorsien aan die amateurradio- en satellietdienste in die geval van hertoekenning aan ander dienste van primêre amateurspektrum of die vermindering van sekondêre amateurradiospektrum. Die wet moet ook voorsiening maak vir addisionele toekennings binne die amateurradiobande "wat substansiële vermindering" van hul bruikbaarheid vir amateurdienslisensiehouers tot gevolg mag hê. In n brief het Jim Haynie, W5JBP, die President van die ARRL, ook vir Crapo bedank vir sy volgehoue ondersteuning aan die spektrumbeskermingswet, en het gesê: "Soos u weet is hierdie wetgewing lewensbelangrik om te verseker dat die amateurradiodiens, die enigste 100% veilige-faalkommunikasiestelsel, asn bruikbare publieke veiligheidsopsie bly voortbestaan". Ons hier kan gerus kennis neem van hierdie voorwaartse stap in die VSA ten einde die amateurradiodiens daar wetlik sterker te vestig. Ons behoort almal daaraan mee te werk, aan waar daar nog tekortkominge mag wees, om dieselfde doel hier te bereik,. Dit kan ons doen deur almal by die SARL aan te sluit. RILEY HOLLINGSWORTH Sê: "RAAK BETROKKE IN DIE GOEIE DINGE VAN AMATEURRADIO!" Die FCC se spesiale raadgewer vir Toepassing, Riley Hollingsworth, het, gegrond op sy byna sewe jaar ondervinding in die pos, op 21 Mei in die FCC-Forum tydens die Daytona Hamvention gesê: "al wat jy nodig het om te weet ten einde jou radiodiens te verbeter, kan in een eenvoudige les saamgevat word. Wat ek persoonlik dink is dat wat jy moet doen om die amateurradiodiens te laat floreer en om hierdie ongelooflike te geniet is om genot daaruit te put en raak betrokke by gemeenskapsdiensaktiwiteite". Hy doen aan die hand dat amateurs lelike, onaamgename, situasies en konfrontasies op die lug vermy. "Gebruik die VFO en skuif na n ander frekwensie," het hy gesê. Aan die ander kant is entoesiasme

en geluk op amateurradio aansteeklik het Hollingsworth gesê en amateurlisensiehouers is self verantwoordelik omn vriendelike bedryfsomgewing te skep en te onderhou. Tussen die goeie dinge wat in amateurradio gebeur het hy applous uitgelok deur n onderwyser, Sean Barnes, N3JQ, van Pennsylvania, wie se klasse 60 jongmense gehelp het om gedurende die afgelope 3 jaar lisensies te verkry, uit te sonder. Sy finale raad is: Goeie amateurpraktyk beteken "bedryf dit so dat wie jou ookal hoor nie spyt kan kry dat hy in die eerste plek ooit in amateurradio geïnteresserd geraak het nie". Hy het amateurs aangemoedig om na die toekoms te kyk en "betrokke te raak in die goeie dinge van amateurradio" en om die woord te versprei ten einde die publiek en selfs wetgewers en staatsamptenare daarmee bekend te maak. "Dit gaan nie om afdwinging nie. Dit gaan om jou verantwoordelikheid," het hy gesê. "Afdwinging kan nie al die siektes van amateurradio genees nie. Dit draai alles rondom jou en wat jy met amateurradio doen. Kyk verder as afdwinging'" het hy mee afgesluit. APOLOGIE In verlede week se bulletin het onder die berig LUISTER NA AMATEURRADIO SONDER 'N RADIO die volgende sinsnede voorgekom: "sal die Liga en ook MRK asn't wareagter die deur' moet uitkom en baie meer sigbaar raak." Dit is moontlik dat lesers dit kon interpreteer het as n bekuldiging dat die SARL "agter die deur staan". Dit is nie so bedoel nie. Die SARL doen inteendeel baie om in die publieke oog te kom soos byvoorbeeld met die aktiwiteite op jeugdag bewys. Vir enige misverstand maak ek George, ZS6NE, as voorsitter van MRK en redakteur van SARLNUUS, verskoning, dit het onverhoeds deurgeglip. SUIDER-AFRIKAANSE PSK-KOMPETISIE Op Sondag 26 Junie 2005, sal die Lichtenberg ARK die eerste Suider-Afrikaanse PSK-kompetisie aanbied. Die kompetisie is oop vir alle radioamateurs in Suider-Afrika en sal vanaf 13:00 UTC tot 16:00 UTC op die lug wees. Die kompetisie vind plaas op die 80, 40 en 20 meterbande. Daar is twee kategorieë vir deelname, enkeloperateur, alle bande, hoëkrag (21 - 100 watt) en enkeloperateur, alle bande, laekrag (20 watt of minder).n RST-verslag en die reeksnommer word uitgeruil. Kontakte tussen stasies in dieselfde roepgebied tel 1 punt, kontakte tussen stasies in verskillende roepgebiede tel 3 punte en kontakte met DX- stasies tel 0,5 punte. Logstate moet binne 14 dae na afloop van die kompetisie per pos aan LARK, Posbus 410, Lichtenberg, 2740 gestuur word. BARK 40 METER KOMPETISIE Op Sondag 24 Julie 2005, bied die Boland Amateurradioklub die BARK 40 Meter Kompetisie aan. Dit is n foon-alleenlikkompetisie op die 40 meterband en begin om 15:00 en eindig om 18:00 SAT. GAUTENG 2 m FM-QSO-GESELLIGHEID Vandag 19 Junie is die sluitingsdatum vir logstate vir die Gauteng 2 m FM QSO Geselligheid. Logstate kan per e-pos gestuur word aan sander@lantic.net, of per pos aan die Pretoria Amateurradioklub, Posbus 73696, Lynnwoodrif, 0040. Uitslae sal gepubliseer word

teen die eerste week in Julie. AWA GG-NET Die "Antique Wireless Association" rign uitnodiging aan almal wat n belangstelling het om met gelykgolf te komunikeer, om by hulle gelykgolfnet aan te sluit. Dit vind plaas op 7 020 kHz vanaf 14:00 op Saterdagmiddag. VOORTPLANTINGSVERSLAG Kobus, ZS6KOB, rapporteer: "soos voorspel het die sonvlekgetal oor die afgelope week gedaal tot 44,7 op Donderdag teenoor verlede week se 70,6. Daar was bykans geen sonaktiwiteite nie, slegs enkele kolletjies op die sonoppervlakte. Op Sondag die 19de Junie mag daar wel matige toestande wees. Die verwagting is dat die sonvlekgetal redelik stabiel in die komende week mag wees. Die voorspelling vir die week is dat toestande baie swak gaan wees. DAGBOEK VAN GEBEURE Vanaand om 19:00 en 20:00 Die Presidentsnet en Integnet; 26 Junie - Suider-Afrikaanse PSK-Kompetisie; 24 Julie - Boland ARK 40-meter Kompetisie; 20 Augustus - SARL Tegnologie Ope dag. Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 SAT na Amateur Radio Mirror International op 17 565, 7 205 en 7 082 kHz en op verskeie herhalers te luister.n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg. Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Dennis, ZS4BS, en gelees is deur

vanuit as n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste. U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem. Hierdie Afrikaanse uitsending sluit nou en SARLnuus wens un aangename week toe. Totsiens almal. /EX